WIKIPEDIA

# Lyfs

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

**Lyfs** (*līvõ kēļ* of *rāndakēļ*) is 'n uitgestorwe taal wat behoort tot die Oosseefinse tak van die Oeraliese tale in die Fins-Oegriese taalfamilie. Lyfs was nou verwant aan Estnies. Die moederland van die Lyflanders is Lyfland wat in Letland geleë is, in die noorde van die Koerland-skiereiland. Sommige etniese Lyflanders het in onlangse tye die taal aangeleer in 'n poging om dit te laat herleef, maar aangesien Lyflanders 'n klein minderheid is, is daar weinig geleenthede om die taal te praat.[3] Grizelda Kristiņa, die laaste moedertaalspreker, is in 2013 op die ouderdom van 103 oorlede.[4]

| **Lyfs**<br>***līvõ kēļ, rāndakēļ*** | |
|---|---|
| Gepraat in: | Letland |
| Gebied: | Lyfland |
| Totale sprekers: | *uitgestorwe*[1][2] |
| Taalfamilie: | Oeraals<br>Fins-Oegries<br>Fins-Permies<br>Fins-Wolgaïes<br>Fins-Samies<br>Oosseefins<br>**Lyfs** |
| Skrifstelsel: | variant van die Latynse Alfabet (hibried van die Letse en Estniese ortografieë) |
| **Amptelike status** | |
| Amptelike taal in: | Erken as outochtone taal van Letland |
| Gereguleer deur: | Līvõd Īt (Lyfse Unie) |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | *geen* |
| ISO 639-2: | `fiu (ander Fins-Oegriese tale)` |
| ISO 639-3: | `liv (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=liv)` |




Verspreiding waar die laaste Lyfssprekers geleef het
Historiese verspreiding van Lyfs in Letland

Die Lyfse alfabet is 'n variant van die Latynse alfabet wat 'n hibried van die Letse en Estiese ortografieë verteenwoordig.

## Inhoud



## Geskiedenis

Lyfs het van 'n posisie van dominansie in Lyfland en Koerland, waar die Lyflanders vir 2000 jaar gewoon het, agteruitgegaan tot 'n handjievol sprekers wat vandag oorbly. In die 13de eeu was die aantal sprekers van Lyfs



Das Evangelium

Matthäi

in den östlichen Dialect des Livischen zum ersten Male übersetzt von dem Liven N. Pollmann, durchgesehen von F. J. Wiedemann,

Mitglied der Kaiserl. Akad. d. Wissenschaften in St. Petersburg.

London. 1863.

Titelblad van die Evangelie van Mattheus in die Oostelike dialek van Lyfs

sowat 30 000.[5] In ongeveer 1200 is Lyfland deur die Orde van de Swaardbroeders en die Duitse Orde ingeval wat gelei het tot 'n magstryd rakende die heerskappy van die gebied tussen hierdie ordes en die Aartsbiskop van Riga. In 1522, tydens die Protestantse Hervorming, is Koerland deur Denemarke geannekseer. In 1557 is die gebied deur Rusland binnegeval en van 1558 tot 1583 het Rusland, Swede, Denemarke, Litaue en Pole oor die gebied geveg in die Lyflandse Oorlog. In die Verdrag van Nystad in 1721 het Lyfland en Koerland provinsies van Rusland geword. Al hierdie gebeure het daartoe gelei dat daar teen die 19de eeu slegs sowat 2 000 mense was wat steeds Lyfs gepraat het. In 1852 was die aantal Lyflanders 2 394.[6] Met die 1918-stigting van die staat Letland het die Lyfse taal 'n oplewing ondergaan. Dit is egter omgekeer met die Sowjetunie se inval van Letland tydens die Tweede Wêreldoorlog en die marginalisering van Lyfs onder die Sowjetbewind.



**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

## Taalherlewingsprogram

Sedert Letland onafhanklikheid herbekom het, is pogings van stapel gestuur om Lyfs te laat herleef. Lyfs word wetlik erken as 'n selfstandige Letlandse taal en die regering van Letland ondersteun Lyfse taalaktiwiteit en verskaf finansiële ondersteuning vir 'n amptelike program genaamd "Lyflanders in Letland."[7] Die Lyfse Unie, *Līvõd Īt* is 'n nie-regeringsorganisasie wat die bevordering van Lyfs ten doel het. Daar is ook drie sanggroepe, "Līvlist", "Kāndla" en "Vīm" wat in Lyfs sing. Die Lyfse taal kan aan die Universiteit van Riga studeer word en in Mazirbe word 'n Lyflandse kultuurfees gehou.[8] In 1992 het Lyflanders die publikasie van *Livli* (Lyfs), die nasionale koerant wat in Lyfs uitgegee is in Letland in die 1930's laat herleef, die meeste artikels is egter in Lets. 'n Poging in 1993 deur 'n jong Lyfse digter, Valt Ernstreit, om 'n eksklusief Lyfse publikasie op die been te bring, Livli+, het nie geslaag nie en slegs 'n paar uitgawes is gepubliseer.[9]

"Die Lyfse Kus" (*Līvõd Rānda*) is 'n projek waarvolgens 'n nasionaal-kulturele park met staatsbeskerming in Letland opgerig word om die etnies-kulturele en streeksontwikkeling aan die Lyflandse kus te bevorder. Die park dien tot 'n mate om plaaslike selfregering daar te stel en 'n brandpunt vir die kultuurlewe van die Lyflanders te verskaf.[10]

Dit is egter nie duidelik of dit reeds te laat is om Lyfs te red nie aangesien daar nie meer moedertaalsprekers is wat 'n motivering verskaf vir die gebruik van die taal nie.[7][9]

## Verwysings


1. David Charter (5 Junie 2013). "Death of a language: last ever speaker of Livonian passes away aged 103" (http://www.thetimes.co.uk/tto/news/world/europe/article3782596.ece?CMP=OTH-gnws-standard-2013_06_05) (in Engels). The Times. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20170212003213/http://www.thetimes.co.uk/tto/news/world/europ

e/article3782596.ece?CMP=OTH-gnws-standard-2013_06_05) vanaf die oorspronklike op 12 Februarie 2017. Besoek op 1 Desember 2013.

2. (et) "Viimane emakeelne liivlane lahkus jäädavalt" (http://tartu.postimees.ee/1269634/viimane-emakeelne-liivlane-lahkus-jaadavalt) *Postimees*, 14 Junie 2013
3. Revival of Livonian Language in Latvia (http://www.suri.ee/r/liivi/revival.html), Besoek op 4 Januarie 2009
4. "Obituary: Last Native Speaker of the Livonian Language Died Age 103" (https://web.archive.org/web/20131205005932/http://www.geocurrents.info/cultural-geography/linguistic-geography/obituary-last-native-speaker-of-the-livonian-language-died-age-103) (in Engels). GeoCurrents. Geargiveer vanaf die oorspronklike (http://geocurrents.info/cultural-geography/linguistic-geography/obituary-last-native-speaker-of-the-livonian-language-died-age-103) op 5 Desember 2013. Besoek op 1 Desember 2013.
5. Schätzung Vääri, 1966
6. Ariste 1981: 78).
7. Christiane Wolters, Latvia: Keeping Livonian Alive (http://www.dw-world.de/dw/article/0,,2676689,00.html), Deutsche Welle (http://www.dw-world.de/), Augustus 2007, besoek op 4 Januarie 2009
8. Lets-Lyfs-Engels Woordeboek (http://www.eraksti.lv/R013.php?gid=86), Afgelaai op 4 Januarie 2009
9. Uldis Balodis, Livonian History (http://web.archive.org/20050217221045/homepage.mac.com/uldis/livonia/history.html), besoek op 4 Januarie 2009
10. 'The Livonian Coast' - The development of Livs' settlement areas in Latvia (since 1991). (http://www.cemes.org/current/LGI/189-eng.htm), besoek op 4 Januarie 2009

## Eksterne skakels

- Virtual Livonia (http://web.archive.org/20050129100517/homepage.mac.com/uldis/livonia/livonia.html)
- Ethnologue verslag (http://www.ethnologue.org/show_language.asp?code=liv)
- Lets-Lyfs-Engels Woordeboek (http://www.eraksti.lv/R013.php?gid=86)


Wikimedia Commons bevat media in verband met ***Livonian language***.

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Tale_van_Letland&action=edit) **Tale van Letland**

| | |
|---|---|
| **Amptelike taal** | Lets |
| **Streekstale** | Letgaals · Lyfs |
| **Minderheidstale** | Esties · Duits · Jiddisj · Litaus · Oekraïens · Pools · Romani · Russies · Wit-Russies |
| **Gebaretale** | Letse gebaretaal · Russiese gebaretaal |

**Sien ook:** Taalbeleid van Letland

| | |
|---|---|
| **Normdata** | GND: 4120240-5 (https://d-nb.info/gnd/4120240-5) |